57

# PSALM 57

Wees my ge - na - dig, o my Heer;
U is my skuil - plek, my ver-weer.
Ek roep en weet U sal my hoor;
dié wat my jaag, hul sal ver - loor.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.

Die mense is my kwaadgesind,

soos leeus wil hulle my verslind.

Die strikke wat hul vir my span,

maak hulle self die prooi daarvan.

57

3.
Verhef u eer oneindig hoog,

ver hoër as die hemelboog.

Oor alles, Heer, voer U gesag;

toon dan die grootheid van u mag.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

4.

Ek voel weer veilig by U, Heer;

ek wil 'n lied sing tot u eer;

my blydskap, Here, wil ek vier

met mooi musiek van harp en lier.

57

5.

Die rooidag wil ek wakker maak

wanneer ek soggens vroeg ontwaak.

U trou wat reik tot in die wolk

besing ek onder elke volk.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

6.
Verhef u eer oneindig hoog,

ver hoër as die hemelboog.

Oor alles, Heer, voer U gesag;

toon dan die grootheid van u mag.